# Phantom pas en Homtini pas

**GeelKameel** 2006 10 28



Die Phantom pas buite Knysna was die begin van nog ‘n juweel.

Aan die westekant van die lang brug oor die lagoon draai ‘n teerpad Noordwaards af. Dit lyk soos enige goeie teerpad vir moderne voertuie. Maar net ‘n km of twee verder raak dit grondpad en kronkel so ‘n paar km verby mooi plaas opstalle. Die Lagoon is aan jou regterhand, maar jy sien dit nie agv die digte bome.



As jy weer sien is jy besig om ‘n smal pad te klim. Die Phantom pas. Baie draaie, bietjie los gruis op plekke, altyd oorgenoeg vastrapplek. Opvallend is die goedversorgde plaasopstalle. Baie van hulle is duidelik ingerig vir gaste. Van die soort gaste wat iets spesiaal soek.



‘n Uitkykpunt byna-bo bied ‘n mooi uitsig oor die Knysna Lagoon en vallei. Hier staan mens weereens en wonder hoe dit op aarde moontlik is dat sulke tonele hier digby die N2 is. En 90% van die duisende mense wat daar verbyry is onbewus van die mooi hier net anderkant die bult.

Bo-op die bult is ‘n teerpad wat van die N2 af kom en lei na Barrington. ‘n Paar km op die teer (rigting Barrington, Karatara) bring jou weer op grondpad. Mooi grondpad, geen stof (na die reen) en maklike draaie.

Reenendal skuif verby. Dis nie ‘n groot plek nie – as daar nie naamborde was nie sou mens nie eens gewonder het of die plek wel ‘n naam het nie.

Die Homtini pas is op jou netmooi wanneer jy dink die pad is soos dit is en dat dit so gaan aanhou. Jy word met pad en al ingesluk deur ‘n digte woud. Meeste plekke so dig dat jy beswaarlik kan sien watter kant berg is en watter kant kloof is. Bo jou is die blou lug meestal net ‘n strepie.



Kort-kort steek jy die Homtini riviertjie of een van sy sy-strome oor. Ou boustyl bruggies. Daai dae het hulle nog tyd gehad om die aanloopmure te pleister. En die pleister sit nog altyd. En die relings van staalpyp is nog daar.



Op een skerp draai het ek ‘n foto geneem. Na die tyd op die foto gesien dat hoog teen die oorkanste berg steek ‘n huis se dak tussen die bosse uit. Wie kan so gelukkig wees om daar te woon!



Weereens het ek die pad maklik gevind. Jy moet wel stadig ry vir die skerp draaie. En plekke wat redelik steil is. Maar ek dink daardie pad sal ‘n riller wees met goeie reen. Daar is baie voertuigspore so diep soos ‘n vuis. So, ek dink ek was gelukkig!

Die padkaart verskil heelwat van wat ek teengekom het, en die gevolg was ‘n (baie lekker) ekskursie in die onbekende in. Op ‘n kol het die pad baie duidelik tekens begin toon van iewers-naby-hou-ek-op. ‘n Vriendelik boer en opgewonde hond het verduidelik van omdraai en wat die regte pad is. Hierdie onbeplande detour het tyd gevreet, maar het veel meer plesier besorg as die ‘‘verlore’’ tyd.

As gevolg van tyd moes ek die rit kortknip by Barrington en reguit terug na die N2. Ek sou werlik graag die hele pad wou ry tot by George. Op die padkaart lyk dit na sowat 60km vanaf Knysna tot George. Barrington is sowat halfpad.

Op die pad tussen Barrington en die N2 is ‘n wildplaas met wild wat teenaan die pad wei. Springbokke, blesbokke en ‘n paar elande. Die elande was maar baie lugtig vir hierdie goeters met blink ronde koppe wat met ‘n vreemde geraas daar stilhou. Een eland (met ‘n totaal windskewe horing) het ‘n kalf gehad, wat net heeltyd wou drink en het vrede met die besoekers gehad.



Hier is ‘n juweel waarvan ek net die helfte gesien het. En ek belowe: ek gaan terug om die ander helfte ook te sien.